SUIDAFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 10 APRIL 2005

U luister na ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met ’n nuusbulletin wat elke Sondagoggend om 08:30 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:15 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op bulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Daar word met leedwese bekend gemaak dat prof Calie Pistorius (Senior), ZS2CWP, op Saterdag 2 April 2005 in sy huis in Knysna oorlede is.

Hy was vanaf 1 Januarie 1961 tot 31 Desember 1996 verbonde aan die Universiteit van Pretoria, onder andere as Hoof van die Departement Rekeningkunde, Direkteur van die Nagraadse Bestuurskool en vanaf 1 Julie 1984 tot en met 31 Desember 1996 as Viserektor.

Prof Calie wat na sy aftrede verhuis het na Knysna, was sedert 1988 ’n aktiewe lid van die Pretoria Amateurradioklub. Ons innige meegevoel aan sy eggenote Hannie, familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag.

SARL AJV-VERSLAG

2 METER FM QSO-PARTYTJIE

VIER MARCONIDAG OP AM

VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE SARL HF-VELDDAG

RESULTATE VAN DIE PEARS WELKOM-OP-HF-KOMPETISIE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle amateurradio-aangeleenthede.

Die SARL-nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asseblief in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

NUWE SARL-RAAD

Die tien lede wat vir die nuwe Raad genomineer is, is eenparig tydens gister se AJV van die SARL tot die Raad verkies. Hul name volg hieronder asook die portefeuljes wat tydens 'n raadsvergadering gehou na afloop van die AJV aan vier van hulle toegewys is: Graham Hartlett, ZS6GJH, President; Rassie Erasmus, ZS1YT Visepresident; Henry Chamberlain, ZS1AAZ Sekretaris; Abe Zwiegelaar, ZS1ZS Tesourier; Dennis Green, ZS4BS; Derek Gravett, ZS5Y; Kobus Conradie, ZR6D; Olivier van Staden, ZS1OLI; Richard seddon, ZS2CLI; Ivan Newman, ZR2LN, die enigste nuwe lid wat nie voorheen diens gedoen het nie.

Dank aan die uittredende sowel as die herverkose raadslede vir wat hulle vir amateurradio gedoen het, en nog steeds gaan doen, en sterkte word aan die President en sy span toegewens, ons het vertroue in julle. Nog lede sal gekoopteer word en ander portefeuljes sal later toegeken word.

SARL AJV-VERSLAG

Die 2005 AJV van die SARL het gister in 'n baie goeie gees in die Sentechsaal by Radiokop, Honeydew plaasgevind. Dit is deur 53 lede, wat ook 168 volmagte tussen hulle gehou het, bygewoon.

Graham Hartlett, ZS6GJH, die President van die liga het die aanwesiges verwelkom en Marten, ZS6ZY, het die verrigtinge met gebed geopen en ook hulde gebring aan die amateurs wie se sleutels gedurende die afgelope jaar stil geraak het.

Tjerk, ZS6P, die liga se toekenningsbestuurder, het die Tinus Lange 7 066 radioamateur-van-die-jaar toekenning aan Hans, ZS6KR, oorhandig en daarna lewenslange erelidmaatskap van die liga aan Marten, ZS6ZY, toegeken. Baie geluk aan julle twee vir julle jarelange diens, bydraes en toewyding aan die Suid-Afrikaanse Radioliga.

Vee, ZR6ZEN, ons administratiewe beampte by die NARS, het 'n pragtige bos blomme ontvang as waardering vir haar ywer in die kantoor.

Graham Hartlett se verslag is in alle lede se besit en is ook op die liga se webwerf beskikbaar en hy het op ander items in sy mondelinge verslag gekonsentreer.

Hy maak bekend dat die Departement van Kommunikasie (DvK) geld beskikbaar gestel het vir die daarstelling van volledig toegeruste stasies in vorig benadeelde gemeenskappe in 9 van die 11 provinsies. 'n Tender is reeds toegeken. Huidige amateurs sal pro-aktief in hierdie skema moet wees en as mentors moet optree. 'n Telekonferensie met klubs sal ter gelegener tyd gereël word.

Die Raad is in kontak met die DvK ivm. foute in, en weglatings uit, die jongste Radioregulasies. Die totstandkoming van 'n Nasionale Liggaam, was 'n eensydige inisiatief van die DvK waaroor die SARL nie vooraf geken is nie. Die SARL is in afwagting van die volgende stap wat deur die DvK gedoen moet word.

Die Raad sal voortgaan om op ontwikkeling en groei te konsentreer en aktiewe bemarking en advertering van die stokperdjie onder die oningeligtes en

diensvlakke te verbeter. 'n Skema is voorgelê vir beter nasionale verteenwoordiging van amateurs, maar dit sal ook aktiewe bydraes van amateurs beteken. Hierdie skema sal binnekort op die SARL se webwerf bekend gemaak word. Die SARL se standpunt oor kraglynkommunikasie sal tydens 'n konferensie in Juliemaand gestel word.

Die Raad se houding tov. kraglynkommunikasie sal tydens 'n KLK-konferensie tydens Junie voorgelê word.

MOSIES

Die korter kennisgewingtydperke vervat in die mosies wat deur die Raad voorgestel is, is verwerp maar die gebruik van e-pos en die webwerf vir kennisgewings is aanvaar. Dit sal groot kostebesparings aan posgeld meebring.

FINANSIES

Alle verslae en die begroting vir volgende jaar is aanvaar.

Ledegeld vir die volgende finansiële jaar bly onveranderd. Klubs kan dit moontlik oorweeg om die ledegelde van behoeftige lede te borg.

2 METER FM QSO-PARTYTJIE

Amateurs met 2 m FM toerusting, binne werkbare afstand vanaf Pretoria en Johannesburg, word uitgenooi om deel te neem aan 'n 2 m FM QSO-Partytie. Die partytjie sal plaasvind vanaf 14:00 tot 17:00, Sondag 17 April. Hoewel die geleentheid hoofsaaklik gerig is op plesier, sal toekennings gemaak word aan die 3 toppresteerders- Ou Kêrels en die drie top Jong Dames. Die uitruiling sal bestaan uit roepseine, seinrapporte sowel as die naam en die ouderdom van die operateur, en enige van die toegekende simpleksfrekwensies kan gebruik word. Die getal '88' sal gebruik word vir 'n kontak met 'n Jong Dame, en deelnemers se puntetotaal is die som van al die ouderdomme van die kontakte. Dit sal wonderlik wees as al die pionieramateurs, sowel as die Jong Dames deelneem, so versprei asseblief die woord. Die QSO-partytjie word geborg deur die Pretoria Amateurradioklub en logstate kan aan hulle gestuur word. Verdere inligting kan op die webwerwe van die PARK sowel as die SARL gevind word.

VIER MARCONIDAG OP AM

Die Suider-Afrikaanse Antieke Draadloosassosiasie (SA-AWA) rig 'n uitnodiging aan alle amateurs om aan te sluit by die spesiale "Marconidag" amplitudemodulasienetwerk op Saterdag 23 April 2005. Die net sal om 08:45 SAT op 7 070 kHz 'n aanvang neem. Alle stasies met AM-vermoë is welkom om aan te sluit ongeag of hulle ouer of meer moderne apparaat bedryf. Laat asseblief die netbeheerder, Rod Radford, ZS5RK, weet van jou apparaat vir die doel van loghouding.

Die SA-AWA wil ook amateurs daaraan herinner aan hul GG-net elke Saterdag om 14:00 SAT op 7 020kHz. Andy Cearns, ZS6ADY, bedryf die net met die gebruik van die roepsein ZS0(nul)AWA. Andy is ook die QSL-bestuurder vir alle ZS0AWA-kontakte. U kan direk QSL by Andy of deur die SARL-buro.

Hierdie berig kom van Alan Franzsen - die kantoorjonge van SA-AWA.

VOORLOPIGE UITSLAE VAN DIE SARL HF VELDDAGKOMPETISIE

Die kompetisiekomitee het agt logs vir die multi-operateurkategorie en vier logs vir die enkel-operateurkategorie ontvang vir die eerste been van die SARL HF-velddag wat oor die naweek van 12 en 13 Februarie gehou is.

Multi-operateur: ZS6ERB/p4 7 798 punte; ZS4SRK/p 6 615 punte; ZS75PTA/p 5 035 punte; ZS1CT/p 3 789.5 punte; ZS4BFN/p 2 135 punte; ZS6WR/p 2 019.5 punte; ZS5HAC/p 1 911.5 punte; ZS6SRC/p 1 706.5 punte.

Enkeloperateur: ZS4JAN/p 8 785 punte; ZS5NK/p 2 160 punte; ZS1OAK/p 931 punte.

Kontrolelogs is vanaf Edwin, ZS5T, Martin, ZS5M, en Joop, ZS1AJS, ontvang. Baie geluk aan die wenners van die eerste been.

RESULTATE VAN DIE PEARS WELKOM-OP-HF-KOMPETISIE

Die finale resultate van die Pears "Welkom op HF" partytjie is soos volg:

ZR-AFDELING: 1e Wayne Lourens ZR6STC 575 punte; 2e Rudolf Nagel ZR6JRN 478 punte; 3e Chris Bothma ZR6MVK 207 punte.

ZS-AFDELING: 1e Jannie Swanepoel ZS6ZYM 204 punte; 2e Jan Botha ZS4JAN 82 punte; 3e Pieter Bosman ZS3AOR 61 punte.

Geen internasionale logs is ontvang nie.

'n Totaal van 14 logs is ontvang vir hierdie geleentheid - 'n swak vertoning geag die aktiwiteit gehoor gedurende die naweek. Geluk aan die wenners

NUUS VAN DIE OVERBERG AMATEURRADIOKLUB (ZS1OAR)

Op ZS1OAR se AJV te Hermanus op 2 April 2005 is die volgende lede van Overberg Amateurradioklub tot die bestuur verkies:

Voorsitter : Len van Riel ZR1VR; Sekretaris : Arthur Jordaan ZS1AIJ; Tesourier : Kosie Smit ZS1SR; Tegniese Raadgewer : Pieter Jacobs ZS1UH; Redakteur Radio Overberg : Andre Meintjes ZR1AM; Addisionele Lid : Riaan van Niekerk ZR1RVN.

Ons dank ook aan Johan Classen, ZS1WC, vir die agt jaar wat hy as Voorsitter van ZS1OAR gedien het. Al sy opofferinge deur die jare word opreg deur lede van die Klub waardeer.

NUWE KOMITEE VIR DIE CENTURION ARK

Tydens die AJV van die Centurion ARK wat op 2 April gehou is, is die volgende lede tot sy komitee verkies: Whitey, ZR6JJJ Voorsitter; Sarel, ZS6EK Visevoorsitter; Billy, ZR6ATC Sekretaris; Pam, ZS6APT Tesourier; Johan, ZS6CAQ Tegnies; Pine, ZS6GST Publieke Skakeling; Gawie, ZR6GJJ Klubhuis; Theuns, ZS6TNS Klubhuis.

Dankie aan die uittredende komiteelede vir dienste gelewer en welkom en sterkte aan die nuwe komitee.

SCOPEX 2005

Scopex 2005, die sterrekundige gebeurtenis van die jaar, word op 16 April vanaf 10:00 tot 21:00 by die Nasionale Oorlogsmuseum (langs die Johannesburgse dieretuin) aangebied. Kontak die spesiale stasie ZS6NOM, wat deur die Alberton Amateurradioklub as 'n opvoedkundige stasie tydens Scopex 2005 bedryf sal word.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Voortplantingstoestande was baie swak oor die afgelope week en daar is min vooruitsigte dat dit sal verbeter. Tog is daar maar altyd aktiewe stasies op die 20 m-band in die laatmiddag- veral vanaf die nabye Ooste. Hulle is slegs bereikbaar met rigstralers en 100 W is gewoonlik ook te min. Die sonaktiwiteite was baie laag oor die afgelope dae. Die sonvlekgetal was Donderdag 32,3 teenoor verlede week se 19. Dit behoort in die komende week te stabiliseer. Die gemiddelde sonvlekgetal vir April word op 22,9 geskat. Hierdie toestande behoort nog vir die volgende paar jaar voort te duur.

DAGBOEK VAN GEBEURE

Vandag 10 April SARL HAMNET 40 meter gesimuleerde noodkompetisie; 14 April Sluitingsdatum vir Mei RAE; 15 April sluitingsdatum vir deel 1 van die 2005 konstruksiekompetisie; 16 April - Spesiale stasie ZS6NOM by Scopex 2005 op die lug; 17 April 2m QSO-partytjie in Johannesburg/Pretoriagebied; 23 April Marconidag; 14 Mei AMSATCOM 2005; 19 Mei Radioamateurseksamen; 31 Mei Sluitingsdatum vir deel 2 van die 2005 konstruksiekompetisie

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT te luister na Amateur Radio Mirror International op 17 810, 7205 en 7082 kHz en op verskeie herhalers te luister. 'n heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentek geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en George, ZS6NE, en gelees deur.... vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.